SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 28 DESEMBER 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

SARL PRESIDENT SE NET

NOMINASIES VIR SARL RAAD EN INDIEN VAN MOSIES VIR DIE AJV

HUNTING LIONS OP DIE LUG

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede.

SARL PRESIDENTS NET

SLUIT ASSEBLIEF AAN BY DIE PRESIDENTS NET

Die President se net sal vandag 28 Desember 2003 om 12:00 op die lug wees. Graham Hartlett, ZS6GJH, sal vanaf Knysna op 10125 kHz op die lug wees en ons gaan poog om die net oor die land heen te herlei. Dit sal afhang van bandtoestande en die beskikbaarheid van herleistasies.

Die Raad is op soek na vrywilligers on te help met die herlei van die President se net van HF na plaaslike herhalers orals oor die land. Oorweeg dit om in 2004 by die span aan te sluit. Kontak Peter Hers met e-posadres zs6phd@mweb.co.za of bel hom by 083 445 4634 vir meer inligting.

BOODSKAP VAN DIE PRESIDENT VAN DIE SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

Vir Christene het Kersfees 'n baie gelowige betekenis, vir ander is dit 'n tyd van welwillendheid, 'n seisoen van gee en 'n tyd om na te dink oor die jaar wat

verby is en as die ou jaar die nuwe jaar word, 'n tyd om die verlede te vergeet en na die jaar wat voorlê te kyk.

Aan julle almal stuur ek 'n boodskap van vrede, welwillendheid en voorspoed.

As ek terugkyk oor die jaar, kan ek nie help om dit as 'n ontstuiminge jaar te sien nie, maar, in dieselfde asem ook 'n jaar wat die Suid-Afrikaanse Radioliga en beslis ook Amateurradio op 'n hegte basis vir die toekoms geplaas het. Net daarvoor kan ons onsself gelukwens en dankie sê vir die begrip en welwillendheid waarmee dit gedoen is.

Hier teen die jaarafsluiting was dit vir ons moontlik om weer by die Internasionale AmateurRadioUnie aan te sluit. Dankie aan die Suid-Afrikaanse AmateurRadio-Ontwikkelingstrust wat die fondsinsameling begin het en 'n R5 000 donasie gemaak het. Dankie aan almal wat bygedra en dit moontlik gemaak het.

Op die regulerende front het die SARL goeie vordering gemaak met die owerhede om die verbetering van amateurradio weer op die voorgrond te plaas. Ek is optimisties dat die nuwe en uitgebreide lisensies eersdaags 'n werklikheid sal wees.

Om Amateurradio ten volle te dien het die SARL 'n sterk verteenwoordigende lidmaatskap nodig. Ons kan dit net berwerkstelling met die ondersteuning van alle radioamateurs in Suid-Afrika. Ons het goeie vordering gemaak maar benodig nou daardie hupstoot. As jy nog nie aangesluit het nie, doen so nou. Gee jouself daardie ekstra geskenk en word 'n lid, dit sal bydra om te verseker dat Amateurradio in Suid-Afrika sal floreer en 'n voorbeeld stel vir die aansien van die amateurradiodiens oor die hele vasteland van Afrika.

In hierdie tydperk van welwillendheid gebruik Amateur Radio tot die uiterste om boodskappe van groete en vrede na Suid-Afrikaners en wêreldwyd te stuur. Geniet die vakansiebreek. Ry asseblief veilig en bedagsaam.

Geseënde Kersfees en 'n gelukkige en voorspoedinge Nuwe Jaar aan almal.

Graham Hartlett ZS6GJH President SARL

NOMINASIES VIR SARL-RAAD EN INDIEN VAN MOSIES VIR DIE 2004 SARL-AJV

Nominasies vir kandidate wat op die SARL Raad wil dien moet teen 5 Januarie ingedien word. Nominasies vir kandidate moet skriftelik ingedien word en elke nominasie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees. 'n Motivering moet elke nominasie vergesel wat meer vertel van die kandidate, soos spesifieke kwalifikasies, vermoëns en lidmaatskap van verwante amateurradio-organisasies, asook die kandidate se name, roepseine en adresse.

'n Skriftelike verklaring deur elke kandidaat moet sy nominasie vergesel waarin hy/sy hulle bereid verklaar om as 'n Raadslid te dien indien hy/sy verkies word.

Daar is ook nog geleentheid vir die indiening van mosies vir die 2004 SARL se Algemene Jaarvergadering by die die Liga-sekretaris. Die mosies moet geskrewe wees in die vorm soos wat dit tydens die AJV aangebied sal word. Dit moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees.

Alle betrokkenes, kandidate, voorstellers en sekondante, moet lede van die SARL wees.

Nominasies en mosies moet die Liga se sekretaris nie later as die 5de Januarie 2004 bereik nie, daar is dus nog net twee weke oor vir diegene wat nog nie aandag aan hierdie twee belangrike sake gegee het nie.

SPESIALE STASIE TER HERDENKING VAN DIE SLAG VAN BLAAUW-BERG

Columbine Radioklub van die Weskaap sal die Slag van Blaauwberg herdenk met die bedryf van 'n spesiale stasie in die Blaauwberg-omgewing van die Kaapse Skiereiland.

Die Slag van Blaauwberg was 'n sleutelgebeurtenis tydens die tweede Britse besetting van die Kaap en het op 6 Januarie 1806, op 'n koppie wat oor Tafelbaai en Robbeneiland uitkyk, plaasgevind. Die spesiale stasie sal baie na aan die oorspronklike slagveld opgerig word en sal bedryf word vanaf 18:00 SAT op Vrydag 02 Januarie 2004 tot 12:00 SAT op Sondag 04 Januarie 2004.

Die spesiale roepsein is ZS1BLO en enkelsyband sal die primêre modus op die volgende frekwensies wees: 1,835 MHz; 7,065 MHz; 14,165 MHz; 21,165 MHz; 28,465 MHz of laer, afhangende van QRM.

'n Spesiale QSL-kaart sal vir ZS1BLO uitgereik word en kan by die QSL-bestuurder by die volgende posadres verkry word: ZS1BLO, Posbus 180, Milnerton, 7435.

Meer inligting oor die Slag van Blaauwberg en die spesiale stasie is beskikbaar op Columbine Radioklub se webwerf nl. www.qsl.net/zs1crc.

HUNTING LIONS OP DIE LUG

Die 33ste Jaarlikse Hunting Lions op die Lug kompetisie sal oor die naweek van 10 en 11 Januarie 2004 op die lug wees. Die doel van hierdie kompetisie is om 'n gees van internasionale begrip en samewerking te skep en uit te bou tussen radioamateurs en Lions wêreldwyd deur middel van wêreldwye radiokommunikasie. Die kompetisie herdenk die verjaardag van die stigter van die Lionsbeweging, Melvin Jones, wat in Ft. Thomas, Arizona VSA op 13 Januarie 1879 gebore is. Die reëls is beskikbaar op die SARL webwerf www.sarl.org.za. Kontak nou jou plaaslike Lionsklub en maak die nodige reëlings.

INTEGNET 2004

Die eerste INTEGNET vir 2004 vind op Sondag 18 Januarie 2004 plaas met Thomas Abbott as die gasspreker. Die onderwerp van bespreking is antennas. Maak 'n nota van die datum.

PEARS BHF/UHF KOMPETISIE

Die jaarlikse Port Elizabeth Amateurradiovereniging se BHF/UHF-kompetisie word oor die naweek van 23 tot 25 Januarie 2004 gehou. Hierdie 48 uur kompetisie is in twee dele van 24 uur elke opgedeel. Die eerste deel strek van 18:00 SAT op Vrydag 23 Januarie tot 18:00 SAT op Saterdag 24 Januarie, die tweede deel begin om 18:01 SAT op 24 Januarie en eindig om 18:00 SAT op Sondag 25 Januarie 2004.

Die reëls vir hierdie kompetisie kan in die Okt/Des uitgawe van Radio ZS of op die SARL webwerf www.sarl.org.za gekry word.

PROJEK GOODWILL ALBANIë VERDUBBEL DIE ZA AMATEURGETALLE (RSGB Nuus)

Daar is nou 39 nuwe amateurradiolisensies in Albanië. Die amateurgetalle is oornag in die land verdubbel danksy die 'Goodwill Albania Project', wat so pas baie suksesvol in Tirana, die Albaniese hoofstad, ten einde geloop het.

Martti Laine, OH2BH, die projekorganiseerder, het op 12 Desember vanaf Tirana 'n skrywe gerig waarin hy almal bedank vir hulle poging die afgelope vyf weke asook die warm vriendskap. Martti het die toekenning 'Senior Fellow of the Polytechnic University of Tirana' by die gradeplegtigheid ontvang.

'n Geskenkte FT-1000MP send/ontvanger en 'n Quadra versterker is aan die nuutgestigde Universiteit van Tirana klubstasie, ZA1UT, oorhandig. Ulrich Weiss, DJ2YA, die hoof fasiliteerder, het 'n FT-847 send/ontvanger aan die mees suksesvolle student oorhandig, hy het die kursus beskryf as 'n hoogtepunt van sy professionele onderwysberoep.

IARU Streek 1 Voorsitter, Ole Garpestadt, LA2RR, het ook die gradeplegtigheid bygewoon en het die nuwe lisensiehouers geluk gewens en op die bande verwelkom. Terwyl in Tirana, het Ole met die Albaniese owerhede onderhandel oor die integrasie van Albanië in die CEPT lisensieskema. Niemand sou 10 jaar gelede so 'n scenario verwag het toe Albanië bo-aan die lys van 'Mees Benodigde Lande' was nie.

GEBEURTENISSE OM AAN DEEL TE NEEM EN SPERDATUMS OM TE ONTHOU Die President se net vandag op 28 Desember om 12:00 met herleidings op soveel herhalers as moontlik; Laaste dag vir indiening van mosies vir die AJV sowel as nominasies vir Raadslede kom vinnig nader, dit is 5 Januarie 2004. Finale datum vir die hernuwing van lidmaatskap van die SARL en te verseker dat jy stemreg behou, is 31 Desember, daar is dus nog net vier dae oor. 2 - 4 Januarie 2004 Spesiale Stasie ZS1BLO; 10 - 11 Januarie 2004 - Hunting Lions on the Air; 18 Januarie 2004 INTEGNET oor antennas; 23 - 25 Januarie 2004 PEARS BHF/UHF-kompetisie; 14 Februarie 2004 SARL Kinderdag.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied

te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Dennis ZS4BS, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem. Ons vertrou dat u goeie ontvangs geniet het.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou maar voor ons afsluit wens SARL-NUUS alle lede, luisteraars en intekenaars 'n Voorspeodige Nuwe Jaar toe. Mag 2004 'n besondere goeie jaar wees vir jou en jou geliefdes. Mag amateurradio ook bydra tot die ervaring daarvan.

Totsiens aan almal, tot volgende jaar.

/EX